SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 24 APRIL 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in SuidAfrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

PRESIDENTSNET EN INTEGNET VANAAND OP DIE LUG

WAARDE VAN AMATEURRADIO IN ARMI- EN CNN-PROGRAMME BEKLEMTOON

AMSATCON 2005

IARU-LIDMAATSKAPFONDS GROEI STEEDS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 6752393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels, maar, gaan asb. veral syfers behoorlik na voordat u die berig instuur, die redakteur kan teksfoute geredelik regstel maar met syfers is dit nie so maklik nie.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

PRESIDENTSNET EN INTEGNET VANAAND OP DIE LUG

Die Presidentsnet sal vanaand, Sondag 24 April, om 19:00 op verskeie herhalers regdeur Suid-Afrika op die lug wees. Graham Hartlett sal verslag lewer oor die afgelope algemene jaarvergadering en finanasies. Hy sal ook die voorgestelde onderwerpgebaseerde, verteenwoordigende, raadgewende struktuur aan die Raad bespreek, sowel as die planne vir die viering van die 80ste herdenking van die SARL tydens die RTA ope dag op 20 Augustus vanjaar.

INTEGNET sal om 20:00 volg met Clive Simpkins as gasspreker. Het u ooit gewonder waarom u organisasie nie verandering aan die gang kan hou nie? ‘n Spreuk lui: 'Verstaan die eienskap van een golf in die see, en jy verstaan die oseaan'. Ons moet dus eers onsself ken voordat ons werklik andere kan verstaan.

Hierdie selfkennis is die beginpunt om verandering teweeg te bring. Clive Simpkins sal die lig laat val op hoe die SARL en klubs hul lede kan motiveer en lidmaatskap kan laat toeneem. Sy aanbieding sal vir alle deelnemers van waarde wees.

Clive Simpkins is 'n bemarkings- en kommunikasiekonsultant, strateeg en publieke spreker oor korporatiewe, persoonlike, media- en politieke kommunikasie. Hy het in sy vakgebied in die VSA gedurende die vroeë 1980's in 'n raadgewende hoedanigheid vir die "Department of State" opgetree.

Hy is raadgewer vir en rig 'n werklike 'Wie-is-Wie' van kliënte af wat bestuurders en uitvoerende spanne van toonaangewende maatskappye insluit.

IN AMATEUR RADIO MIRROR HIERDIE SONDAG

Jon Gericke van SAFM het met SARL-president Graham Hartlett, ZS6GJH, op Saterdagaand tydens Wêreldamateurradiodagaktiwiteite 'n onderhoud gevoer. Die volledige onderhoud sal vanoggend tydens die program Amateur Radio Mirror International, wat om 10:00 SAT begin, op 17 815, 7 205 en 7 082 kHz, sowel as baie herhalers, uitgesaai word. 'n Herhaling van die program kan op Maandagaand om 21:00 op 3 215 kHz gehoor word. ARMI sal ook 'n kykie in die verlede onderneem met 'n inset oor LM-radio.

CNN INTERNASIONAAL VERTOON AMATEURRADIO

Die wêreldwye kabel-TV-nuuskanaal saai CNN 'n inset uit oor die optrede van radioamateurs gedurende die 26 Desember se tsunami en die Maartaardbewing se naskokke wat die lande aan die Indiese oseaan getref het.

Die segment fokus op die HF- en Echolinkbedrywighede van Bharathi Prasad, VU2RBI, wat diens gedoen het as die hoofkontakpunt vir amateurradioverkeer van en na Indië na afloop die verwoestende tsunami. In Europa word dit vertoon op die 'Global Challenges'-program op die internasionale kanaal om 02:30 en 20:00 UTC op 24 April en 1 en 8 Mei.

Meer besonderhede oor die hulpverlening deur radioamateurs en VU2RBI se bedrywighede verskyn op die webblad van die Amateurradio Internasionale Kommunikasiekoalisie nl. www.aricc.org.

SENTECH SAL AMSATCON 2005 BORG

Sentech borg die 2005 SA AMSAT-konferensie, wat op Saterdag 14 Mei by die Nasionale Amateurradiosentrum gehou gaan word. Volledige besonderhede oor Sentech AMSATCON 2005 kan by www.amsatsa.org.za gevind word.

Die fooi vir vroegtydige bespreking vir lede van SA AMSAT en die SARL is slegs R70. Voltydse studente betaal slegs R50. Die fooie sluit oggend- en namiddagverversings, 'n aansitmiddagete en deelname aan 'n trekking vir bywoningspryse in. Die laaste dag vir vroegtydige besprekings is verskuif tot 7 Mei, dus bespreek nou om van die voordeel gebruik te maak. Indien u verlang

dat die program en registrasievorm aan u gepos moet word, stuur e-pos aan saardt@intekom.co.za.

Sentech AMSATCON 2005 is deel van die nasionale wetenskapweek wat deur die Departement van Wetenskap en Tegnologie gereël word.

MAGALIES RADIOAMATEURKLUB DOEN DIT WEER

Verlede week het die Magalies Radiamateurklub 'n verdere R120 onder sy lede ingesamel en het die klub dieselfde bedrag bygevoeg vir 'n totale fondsbydrae van R240. Baie dankie aan die klub en Chris, ZS6FCS, en Roelf, ZS6ARR. Ons erken ook die bydrae van 'n luisteraarlid, Andries Visagie, ZSL401. Die fonds staan nou op R5 356.

Die mikpunt is R13 000 wat by Mei bereik moet word wanneer die SARL se ledegeld betaal moet word. Maak asb. u bydrae en help om die SARL en Suid-Afrika internasionaal verteenwoordig te hou. Nadat 'n donasie gemaak is, stuur asb. 'n kopie van die depositostrokie per faks na 012 991 5651 of per e-pos na saardt@intekom.co.za of pos dit na Posbus 90 438, Garsfontein, 0042. Die rekeningnommer vir bydraes is ABSA 560 142 722, Menlynpark, takkode 335 645. Tjeks moet uitgemaak word aan The SA Amateur Radio Development Trust. Volledige besonderhede, insluitende 'n lys van skenkers, is beskikbaar by www.amateurradio.org.za.

RADIOAMATEURS GAAN DIE "OPENPROJECT" BESPREEK

'n Groep radioamateurs in Durban en digitale entoesiaste kom vandag by die Universiteit van KwaZulu-Natal bymekaar om die lansering van die "Openproject" te bespreek. Radioamateurs het vir jare ontwerpe en idees gedeel. Hier is nou 'n platform wat deelnemers sal toelaat om op oop, aanlyn, gesamentlike ontwerpe saam te werk, beide vir sagte- sowel as hardeware. Besoek www.theopenproject.org vir meer besonderhede of woon die vergadering vanoggend om 10:00 by.

Die doelstelling van die nuwe groep sluit in die stimulasie van belangstelling in wetenskap, tegnologie, programmering, OSS en opvoeding en 'n werklike geleentheid om die digitale gaping te oorbrug.

AMATEURRADIOLISENSIëRING IN DIE VK

Ofcom is in die VK wat OKOSA hier in die RSA is en die volgende is 'n vertaling van 'n kennisgewing wat onlangs deur Ofcom uitgereik is:

"Op 26 Mei sal Ofcom nuwe voorstelle publiseer wat daarop gemik is om die regulerende las op die radioamateurgemeenskap te verlig maar terselfdertyd die benodigde beskerming te behou ten einde die integriteit van hierdie belangrike gebruik van die radiospektrum te verseker. Ofcom het vandag 'n opsomming van die hoofpunte gepubliseer wat hy in groter besonderhede in die samesprekings in Mei bekend sal maak."

Die opsomming is beskikbaar by die volgende webadres: http://www.ofcom.org.uk/radiocomms/ifi/licensing/cla

Die hoofverandering wat voorgestel word is dat amateurradiolisensies vir lewenslank, en ook elektronies, uitgereik sal word wat kostebesparings vir die amateur sowel administratiewe kostebesparings vir Ofcom tot gevolg sal hê. Dit sal interessant wees om te sien wat gaan gebeur.

SARL SE HAMNETKOMPETISIELOGSTATE

Barry, ZR2DX, het gesê dat hy met Al, ZS2U, gepraat het omtrent die logstate vir hierdie kompetisie - enigiemend wat sy logstate per e-pos wil instuur, kan dit stuur aan Barry se e-posadres nl. zr2dx@mweb.co.za. Barry sal dit dan aan Al besorg. Baie dankie Barry!!

ZS75PTA-VLOOIMARK IN PRETORIA

Die Pretoria Amateurradioklub hou hul Herfsvlooimark op Woensdag 27 April, wat 'n publieke vakansiedag is. Die vlooimark sal soos gewoonlik op die suid-kampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteits- en Lynwoodweg, gehou word en die aanvangstyd is 09:00.

Almal is welkom. Kom besoek gerus die Megavlooimark in Pretoria. Skakel Almero, ZR6RY, by (H)(012) 567 3722 of op 082 908 3359, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

SPESIALE STASIE, ZS0HOT

Gedurende die week beginnende 8 Mei kyk dmv. APRS uit vir `n spesiale stasie, ZS0HOT.  ZS0HOT is 'n stasie aan 'n warmlugballon watn` hoogterekord gaan probeer opstel. Die vlug gaan in die mooi omgewing van Escourt in KZN plaasvind. Die beplande hoogte wat bereik wil word is 30 000 voet bo seevlak, dus kry jou APRS-stasie op die lug en kyk uit vir ZS0HOT. Ons het reeds op die die 2de April 'n suksesvolle toetslopie gehad.

Ons hoop om ZS0HOT in die Gautengarea via APRS-'server' of deur die ZS0RTB-1 digiherhaler te hoor. Vir enige navrae, of meer inligting oor hoe om jou APRS-stasie op te stel, kontak ZS6IIX by 082 335 4750 of ZS6OUN by 082 573 3359.

OOSRAND JAKKALSJAG 2005

Die Oosrand Radioklub sal 'n jakkalsjag hou op die 21ste Mei in die Srings-Gautenggebied. Besonderhede is as volg:

Aanvangstyd: 10:00 SAT - Registrasie; 10:30 - Jag begin; 12:00 - Prysuitdelingseremonie en Bring-en-Braai geselligheid; Plek: Oosrandklubhuis - Olympia Park se swembad agter Pam Brink Stadium; Jaggebied: 3 km radius om klubhuis; Inskrywingsfooi: R20-00 per individu, R40-00 per span. (Geen beperking op aantal spanlede, maar 1 prys per deelnemer en 1 span = 1 deelnemer).

Pryse: 1ste Plek - R200-00 Kontant en Sertifikaat; 2nd Plek - R100-00 Kontant en Sertifikaat; 3rd Plek - R50-00 Kontant en Sertifikaat. Deur- en troosprys sal ook toegeken word. Sien julle by die jakkalsjag. Besprekings kan gedoen word by zs6erb@telkomsa.net. Tik FOX Hunt Booking in die onderwerplyn.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Wat volg is uit die ARRL se nuusbrief verkry.

Daar was min verandering in terme van sonvlekke en sonvloed gedurende die afgelope week. Dit was een van daardie periodes waartydens gemiddelde daaglikse sonvlekgetalle effens gestyg het, met 10 punte tot 50,9, en gemiddelde daaglikse daaglikse sonvloed effens gedaal het, met 5 punte tot 81,9.

Geen groot sonvlekke is aan die agterkant van die son waargeneem nie, en die prognose vir hierdie week is vir meer van die heersende toestande. Gedurende 25 tot 28 April mag sonvlekgetalle effens styg.

DAGBOEK VAN GEBEURE

27 April - Pretoria Amateurradioklub se Megavlooimark; Week beginnende 8 Mei - Kyk uit vir spesiale APRS-warmlugballonstasie ZS6HOT; 14 Mei - AMSATCOM 2005; 19 Mei - Radioamateurseksamen; 31 Mei - Sluitingsdatum vir deel 2 van die 2005 konstruksiekompetisie

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT te luister na Amateur Radio Mirror International op 17 810, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentek geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees is deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX